# Table of Contents

# Chapter 1

# Kwartaal 1

## 1.1 Sipho, Ben en die "Bad Boys" - 01[1]

### 1.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.1.2 Sipho, Ben en die "Bad Boys"

### 1.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.1.4 Memorandum

INLEIDING

In Graad 2 sal die leerders voortbou op die woordeskat wat in Graad 1 bekend gestel is. Baie geleenthede moet geskep word om hul luister- en praatvaardighede te ontwikkel sodat lees en skrif daarop kan volg.

'n Uitgebreide woordeskat is noodsaaklik. Terwyl reeds bekende woorde vasgelê word, word nuwe woordeskat in stories, rympies, gediggies en speletjies ingevoer.

Leerders word aangemoedig om vrae te beantwoord en deel te neem aan besprekings en gesprekke in die addisionele taal.

Leerders se aandag word gevestig op die verskil in die indiwiduele klanke van die nuwe taal. Leerders ontdek dat sommige klanke dieselfde bly en sommige verander. Die opvoeder sal toevallig aandag gee aan die korrekte uitspraak.

TYDSKEDULE VIR MODULES 1 - 5

Daar word voorgestel dat al die leerders al vyf modules voltooi.

Die storie van Sipho, Ben en die Bad Boys skep die geleentheid vir leerders om verhoudings te bespreek en terselfde tyd nuwe woordeskat aan te leer.

Aktiwiteite soos liedjies, 'n gediggie en raaisels word ingestel.

Liggaamsdele word vasgelê.

INTEGRASIE VAN TEMAS

- MENSEREGTE

Almal het die reg om in vrede met mekaar saam te speel en te lewe.

- Hierdie storie word eers deur Juffrou voorgelees.
- Gesels oor woordeskat en begrip.

Volgende keer kry elke leerder 'n boekie. Juffrou lees en leerders volg. Herhaal daagliks totdat leerders spontaan begin "saamlees".

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30243/1.1/>.

- Hierna volg ‘n rolspel: Hoe groet ons? Hoe stel ek my maat voor?
- Leerder beantwoord vrae mondeling.

My vyf sintuie

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. Maak flitskaarte van die woorde: | neus | , | ore | , | oë | , | tong | en | vel | . |

**Table 1.1**

2. Flits gereeld.
3. Maak sinstroke van sinne hierbo.
4. Flits en gesels (verwys na storieboekie).
5. As leerders die sinne en woorde goed ken, kry elkeen so ‘n takie soos hierbo. Knip die woorde uit en pas by die regte sin.

### 1.1.5 LEERDERS AFDELING

### 1.1.6 Inhoud

---

## Sipho, Ben en die "Bad Boys"

Sipho en Ben is groot maats.
Sipho woon in Langa.
Hy ry elke dag met die Taxi skool toe.



Ben woon in Goodwood.
Sy ma bring hom skool toe met die kar.



1



Sipho het 'n selfoon, want die skool is ver van sy huis. Sy selfoonnommer is 082 345 6789.



Elke Maandag en Woensdag oefen Sipho en Ben sokker. Elke Saterdag speel hulle 'n wedstryd. Hulle oefen hard en Sipho is bly, want Ben het 'n sokkerbal vir sy verjaarsdag gekry. Terwyl Sipho vir die taxi wag, oefen hulle op die oop veld langs die skool.




2

**Figure 1.1**

Verlede Maandag het die Bad Boys Bende kom kyk hoe hulle oefen. Niemand hou van die "Bad Boys" nie. Hulle het geraas en geskree en toe gryp hulle Ben se sokkerbal en die leier van die bende skop die bal amper bo-oor die skool!




"Sipho, bel die polisie op jou sel", skree die ander kinders, maar Sipho kyk na die bal wat bo-op die skool se dak lê. Hy het nog nooit die bal so hoog en ver geskop nie! Almal se oë rek groot.



3



Kallas, die Bad Boys se leier, kan self nie glo dat hy die bal so hoog geskop het nie. Hy kyk verbaas na sy voet!

Ben en Sipho stap na die Bad Boys toe. Al die kinders dink hulle gaan nou baklei! "Vat hom, vat hom," skree hulle! Ben steek sy hand uit na Kallas en sê. "Hello, ek is Ben, en dit is my vriend Sipho."



Kallas kyk na Ben en Sipho.. Dit lyk nie of hulle wil baklei nie! Hy kry skaam oor sy vuiste! Hy steek sy hand uit na Ben! "Haai, ek is Kallas en hierdie is my vriende." "Aangename kennis," sê die ander.

4

**Figure 1.2**

Sipho kyk na Kallas: "Kallas, hoekom speel jy nie sokker nie? Jy het 'n groot talent! "Kallas is verbaas. Hy het gedink hy kan net sy vuiste en sy voete gebruik om te baklei.
"Kom oefen Woensdag saam met ons", sê Ben.
Woensdag kom al die kinders kyk, want die Bad Boys gaan sokker speel!
Meneer sê die spelers moet eers oefeninge doen. Hulle oefen die spiere in hulle arms en bene en skouers. Dan oefen hulle om die bal met hulle voete te skop en met hulle koppe en knieë te keer. Hulle mag nie die bal met hulle hande vang nie.







Sipho sê jy moet altyd jou oë gebruik om die bal dop te hou. As Meneer praat, moet jy jou ore spits en mooi luister.

5



Saterdag speel die seuns 'n wedstryd. Meneer gee vir Kallas 'n splinternuwe bal. Kallas druk sy neus teen die bal. Die bal ruik na leer!



Die seuns speel lekker sokker en wen die ander span 6 – 2. Almal is bly!
Meneer koop vir elke speler 'n ysstokkie. Kallas lek met sy tong aan sy rooi ysstokkie. Dit smaak heerlik!



Nou is almal maats en die Bad Boys is nou die "Cool guys!"

6

**Figure 1.3**

# My vyf sintuie

| | |
|---|---|
| Ek ruik met my<br>Die sokkerbal ruik na leer. | Ek sien met my<br>Kyk hoe hoog kan ek die bal skop. |
| Ek hoor met my<br>Hoor hoe dreun die taxi se enjin. | Ek proe met my<br>Die rooi ysstokkie smaak baie lekker. |
| Ek voel met my<br>Die ysstokkie is koud en nat. | Soek die regte woord<br>Knip en pas<br>neus<br>oë<br>ore<br>vel<br>tong |

**Figure 1.4**

| | |
|---|---|
| LU 3.3.1 | |

**Table 1.2**

#### 1.1.6.1 Teken en skryf

(Opvoeder lees en bespreek eers opdragte)

- ‘n Rooi taxi en ‘n blou kar.



**Figure 1.5**

- Teken Sipho se selfoon en skryf die nommer neer.



**Figure 1.6**

- Teken die sokkerbal op die skool se dak.



**Figure 1.7**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.2.2 | | LU 3.2.3 | |

**Table 1.3**

### 1.1.7 Assessering

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om tekste te lees en te ondersoek vir inligting en genot, en krities te reageer op die estetiese, kulturele en emosionele waardes daarvan.

***Assesseringstandaard 3.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder begin om 'n geskrewe teks te verstaan deur saam met die onderwyser te lees:

3.2.2 volg die onderwyser se oog- en vingerbewegings;

3.2.3 wys na regte woord wanneer dit gelees word;

***Assesseringstandaard 3.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenis uit letters en woorde herken en skep:

3.3.1 herken 'n toenemende aantal hoëfrekwensiewoorde as sigwoorde, soos "jou", "eet".

## 1.2 Sipho, Ben en die "Bad Boys" - 02[2]

### 1.2.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.2.2 Sipho, Ben en die "Bad Boys"

### 1.2.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.2.4 Memorandum

INLEIDING

In Graad 2 sal die leerders voortbou op die woordeskat wat in Graad 1 bekend gestel is. Baie geleenthede moet geskep word om hul luister- en praatvaardighede te ontwikkel sodat lees en skrif daarop kan volg.

'n Uitgebreide woordeskat is noodsaaklik. Terwyl reeds bekende woorde vasgelê word, word nuwe woordeskat in stories, rympies, gediggies en speletjies ingevoer.

[2] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30244/1.1/>.

Leerders word aangemoedig om vrae te beantwoord en deel te neem aan besprekings en gesprekke in die addisionele taal.

Leerders se aandag word gevestig op die verskil in die indiwiduele klanke van die nuwe taal. Leerders ontdek dat sommige klanke dieselfde bly en sommige verander. Die opvoeder sal toevallig aandag gee aan die korrekte uitspraak.

TYDSKEDULE VIR MODULES 1 - 5

Daar word voorgestel dat al die leerders al vyf modules voltooi.

Die storie van Sipho, Ben en die Bad Boys skep die geleentheid vir leerders om verhoudings te bespreek en terselfde tyd nuwe woordeskat aan te leer.

Aktiwiteite soos liedjies, 'n gediggie en raaisels word ingestel.

Liggaamsdele word vasgelê.

INTEGRASIE VAN TEMAS

- MENSEREGTE

Almal het die reg om in vrede met mekaar saam te speel en te lewe.

- Hierdie storie word eers deur Juffrou voorgelees.
- Gesels oor woordeskat en begrip.

Volgende keer kry elke leerder 'n boekie. Juffrou lees en leerders volg. Herhaal daagliks totdat leerders spontaan begin "saamlees".

- Hierna volg 'n rolspel: Hoe groet ons? Hoe stel ek my maat voor?
- Leerder beantwoord vrae mondeling.

My vyf sintuie

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1. Maak flitskaarte van die woorde: | neus | , | ore | , | oë | , | tong | en | vel | . |

**Table 1.4**

2. Flits gereeld.
3. Maak sinstroke van sinne hierbo.
4. Flits en gesels (verwys na storieboekie).
5. As leerders die sinne en woorde goed ken, kry elkeen so 'n takie soos hierbo. Knip die woorde uit en pas by die regte sin.

- "Sokker toe!"

1. Skryf gedig op plakkaat.
2. Leerders doen groeplees.
3. Bespreek inhoud en woorde.
4. Leer gedig aan.
5. Dramatiseer.
6. Teken 'n prent van gedig.

- Liedjie: "Hoe ry die Taxi"

Op die wysie van "Hoe ry die boere sit sit so".

- "Raai Raai"

1. Maak 'n flitskaart van elke ontbrekende woord.
2. Lees en verduidelik die raaisel.
3. Leerder kies die toepaslike woord – hou dit omhoog - almal lees die woord.
4. Plaas die vier woorde op 'n bord. Leerders skryf die woord af en teken die prent.

- $\surd$ (Reg) X(Verkeerd)

1. Elke leerder kry die takie.
2. Opvoeder lees die sin.
3. Leerders lees die sin.
4. Hou die storieboekie byderhand as verwysing.
5. Gesels oor die sin en slaan na in die boekie as daar twyfel is.
6. Merk in blokkie $\surd$ (reg) of X (verkeerd).

- Pas die woorde by:

1. Opvoeder teken 'n groot prent van 'n seun/dogter.
2. Maak flitskaarte van liggaamsdele, bv.
3. Flits woorde
4. Lees woorde
5. Besluit saam watter woord pas by die regte liggaamsdeel.
6. Maak 'n woordelysie vir elke leerder.
Kop
Nek
skouer
7. Leerders teken hulself.
8. Knip en plak woorde by prent: Gebruik Juffrou se groot prent en flitskaarte as 'n verwysing.

### 1.2.5 LEERDERS AFDELING

### 1.2.6 Inhoud

- Gedig

#### 1.2.6.1 "Sokker toe!"

Die taxi ry dat die stof so staan
en die kar jaag verby op die vinnige baan
Die motors snork en brul en toet
en die drywer trap die petrol met sy voet.
Eers links, dan regs, dan om die draai
Ek voel hoe die wind deur die venster waai
Toet-toet, gee pad! Ons ry na die sokkerveld
Kallas, ons skopper, is nou ons held!

| | |
|---|---|
| LU 3.1.5 | |

**Table 1.5**

#### 1.2.6.2 Liedjie: "So ry die Taxi"




**Figure 1.8**

So ry die taxi
Ons sit só (x3)
So ry die taxi
Ons sit só
Hoera!
Die motors jaag by ons verby. (x2)
Toet toet toet toet Toot. (x2)

| | |
|---|---|
| LU 2.7 | |

**Table 1.6**

#### 1.2.6.3 Raai raai wat is ek?

- Sê en teken

1. Twaalf kinders sit maklik in my ...
As ek met hulle skool toe ry.
'n ..................................................................................................
2. Ek is rond en van leer
As jy my hard skop, kan niemand my keer.
'n ..................................................................................................
3. Sonder ons kan jy nie stap of weghardloop as die hond jou wil hap nie!
Jou ..................................................................................................
4. Ek het 'n nommer wat jy kan bel
As jy vir Sipho iets wil vertel.
'n ..................................................................................................

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 3.1.2 | | LU 3.1.4 | | LU 4.1 | |

**Table 1.7**

√ (Reg) X(Verkeerd)

| | |
|---|---|
| Sipho ry skool toe met ‘n taxi. | |
| Ben ry skool toe met sy fiets. | |
| Sipho se selfoonnommer is 082556677. | |
| Sipho en Ben speel sokker. | |
| Die Bad Boys hou van baklei. | |
| Kallas kan die sokkerbal hoog skop. | |
| Ek proe met my oor. | |
| Ek skop met my voet. | |
| Ek kyk met my ore. | |
| Ek ruik met my neus. | |

**Table 1.8**

| | |
|---|---|
| LU 5.2 | |

**Table 1.9**

- Pas die woorde by:

| |
|---|
| kop |
| nek |
| skouer |
| arm |
| elmboog |
| voet |
| toon |
| been |
| knie |
| hand |
| vinger |
| duim |
| neus |
| oor |
| oog |
| hare |
| mond |

**Table 1.10**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 4.1 | | LU 5.2.2 | |

**Table 1.11**

### 1.2.7 Assessering

.***Leeruitkomste 2:*****PRAAT:** Die leerder is in staat om binne ‘n wye reeks situasies met vertroue in gesproke taal te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder liedjies, aksierympies en eenvoudige gedigte memoriseer.

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om tekste te lees en te ondersoek vir inligting en genot, en krities te reageer op die estetiese, kulturele en emosionele waardes daarvan.

***Assesseringstandaard 3.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder prente om geskrewe teks te verstaan gebruik:

3.1.2 bring prente in verband met eie ervaring;

3.1.4 pas ‘n sin (‘n onderskrif) by ‘n prent;

3.1.5 teken ‘n prent om ‘n sin te illustreer;

***Leeruitkomste 4:*****SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende tipes feitelike en verbeeldingryke tekste te skryf vir ‘nw ye reeks doeleindes.

***Assesseringstandaard 4.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder bekende woorde en sinne oorskryf (byskrifte of titels by tekeninge);

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om deur middel van taalgebruik te dink en te redeneer, en u toegang tot inligting te verkry, dit te verwerk en te gebruik sodat leer kan plaasvind.

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal om te dink gebruik;
5.2.2 identifiseer dele van ‘n geheel (soos die dele van ‘n motor).

# Chapter 2

# Kwartaal 2

## 2.1 Sivu se nuwe huis[1]

### 2.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 2.1.2 Sivu se nuwe huis

### 2.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.1.4 Memorandum

INLEIDING

In Graad 2 sal die leerders voortbou op die woordeskat wat in Graad 1 bekend gestel is. Baie geleenthede moet geskep word om hul luister- en praatvaardighede te ontwikkel sodat lees en skrif daarop kan volg.

'n Uitgebreide woordeskat is noodsaaklik. Terwyl reeds bekende woorde vasgelê word, word nuwe woordeskat in stories, rympies, gediggies en speletjies ingevoer.

Leerders word aangemoedig om vrae te beantwoord en deel te neem aan besprekings en gesprekke in die addisionele taal.

Leerders se aandag word gevestig op die verskil in die indiwiduele klanke van die nuwe taal. Leerders ontdek dat sommige klanke dieselfde bly en sommige verander. Die opvoeder sal toevallig aandag gee aan die korrekte uitspraak.

TYDSKEDULE VIR MODULES 1 - 5

Daar word voorgestel dat al die leerders al vyf modules voltooi.

Leerders kan verskillende huise bespreek en boumateriaal vergelyk. Die verhaal van Sivu se nuwe huis word gelees en bespreek.

Woordeskat met betrekking tot kamers in die huis en die verskillende meubels in elke kamer word aangeleer.

Leerders beantwoord vrae oor dit wat hulle na geluister het naamlik, storie en gediggie.

Aandag word gegee aan die uitspraak van die UI-klank.

INTEGRASIE VAN TEMAS

- MENSEREGTE

Kinders het 'n skuiling nodig. Huise kan verskil maar daar is ook sekere ooreenkomste.

- 'N GESONDE OMGEWING

Huise moet binne skoongehou word maar kan ook buite verfraai word – tuin, plante, ens.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30245/1.1/>.

- Die storie word deur opvoeder voorgelees.
- Gesels oor woordeskat en begrip.
- Leerder volg later in boekie terwyl opvoeder lees.
- Herhaal daagliks totdat leerders spontaan begin "saamlees".
- Leerders beantwoord mondelinge vrae.

1. Opvoeder maak flitskaarte van al die vertrekke in die huis. Flits, en leerders pas woord by prent.
   2. Luistertaak: UI-klank
   Opvoeder sê:
   In ons huis is 'n muis.
   Hy is tuis in ons kombuis.
   Ons jaag hom uit in die tuin.
   Maak 'n ui flitskaart.
   Leerder oefen ui-klank in die lug en
   met vingers op die bank/tafel.
   Leerder vul ui in elke woord in.
   Ons gesels oor die betekenis van die woord.
   Leerder teken prent.
   3. Verwys na boekie om die takie te doen.
   Ons lees almal die sin eers op die sinstrook.
   Pas die woord in die regte plek.
   Hierna voltooi leerder die sinne.
   4. Gediggie.
   Opvoeder lees gediggie.
   Maak flitswoorde van al die rymwoorde.
   Flits die woorde in volgorde soos die gedig gelees word.
   Gesels oor betekenis van woorde.
   Emosies.
   Teken "bang" en hoe lyk ek as ek "lag".

### 2.1.5 LEERDERS AFDELING

### 2.1.6 Inhoud

---

## Sivu se nuwe huis

Sivu woon in 'n plakkershuis
saam met sy gesin.
Hy het 'n ma, 'n pa, 'n broer
en 'n suster.



Dit is 'n klein huisie.
Daar is net een slaapkamer,
'n sitkamer en 'n kombuis.

1



Sivu se gesin is gelukkig.
Hulle werk almal baie hard.
Elke aand eet hulle saam en
kyk televisie in die sitkamer.



2

Figure 2.1

Sivu is baie opgewonde.
Hulle het Maandag 'n nuwe huis gekoop.
Dit is 'n baksteenhuis.



Donderdag en Vrydag gaan hulle alles inpak
en Saterdag trek hulle na die nuwe huis.

3



Sivu se pa het 'n groot lorrie.
Hulle gaan al die meubels op die lorrie
laai en na die nuwe huis neem.



Saterdag is 'n mooi dag.
Die son skyn lekker.
Sivu sit agterop die lorrie.
Hy hou die kas vas.

4

**Figure 2.2**

Die nuwe huis is mooi.
Daar is blomme en 'n boom in die tuin.



In die straat speel 'n seun met sy skaatsplank.
"Hello, ek is Gert. Welkom in ons straat.
Kyk ek woon in daardie groot woonstelblok.
My nommer is 27."
Sivu is bly oor die nuwe maat.

5

Almal help nou die meubels aflaai.
Die yskas, stoof en mikrogolf kom in die kombuis.







Die tafel en stoele kom in die eetkamer.



Die beddens kom in die slaapkamer.

6

**Figure 2.3**

Die rusbank, koffietafel en
televisie kom in die sitkamer.



Die badkamer is mooi.
Die teëls is blou.
Daar is 'n bad, 'n stort,
'n wc  'n toilet.





7



Sivu se ma pak die bokse uit.
Daar is baie koppies, pierings, borde,
messe en vurke.
Daar is ook potte en panne en 'n ketel.



Alles is nou netjies.
Sivu gryp sy skaatsplank.
Hy gaan nou vir Gert by die woonstel soek.
Dan kan hulle lekker op en af ry.

8

**Figure 2.4**

#### 2.1.6.1 Groepwerk

1. Soek prente in tydskrifte en maak 'n groot plakkaat van die vertrekke in die huis. Skryf die woorde by. Gesels oor die plakkaat.

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 1.1.4 | | LU 2.6 | |

**Table 2.1**

2. ui- klank

- Vul in en teken.

| | |
|---|---|
| h s | t n |
| m s | v l |
| v s | h l |
| komb s | |

**Table 2.2**

| | |
|---|---|
| LU 3.4.4 | |

**Table 2.3**

3. Vul in.
Die bed is in die ..............................................................................
Ons kyk televisie in die ......................................................................
Die stort is in die ..............................................................................
Die stoof is in die ..............................................................................
Die tafel en stoele is in die ...............................................................
Die boom is in die ..............................................................................

| | |
|---|---|
| LU 4.3 | |

**Table 2.4**

#### 2.1.6.2 Ons huis - Gedig

Ons huis is die lekkerste plek om te *bly*
Want dis waar ons kos en liefde *kry*.
As ek bang is in die *nag*
Maak Ma 'n grap en laat my *lag*.
As dit koud is, sit ek onder die kom*bers*.
En as daar nie lig is nie brand ons 'n *kers*.

| | |
|---|---|
| LU 1.6.2 | |

**Table 2.5**

### 2.1.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:*****LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder begrip van eenvoudige stories toon:

1.1.4 orden prente en pas byskrifte daarby;

***Assesseringstandaard 1.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankbewustheid ontwikkel:

1.6.2 herken rymwoorde in algemene rympies en liedjies.

***Leeruitkomste 2:*****PRAAT:** Die leerder is in staat om binne 'n wye reeks situasies met vertroue in gesproke taal te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gesels oor 'n tekening of 'n prent.

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om tekste te lees en te ondersoek vir inligting en genot, en krities te reageer op die estetiese, kulturele en emosionele waardes daarvan.

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankbewustheid ontwikkel:

3.4.4 groepeer algemene woorde in woordfamilies, soos “kat”, “lat”, “mat”, “vat”, “wat”;

***Leeruitkomste 4:*****SKRYF:** Die leerder is in staat om verskillende tipes feitelike en verbeeldingryke tekste te skryf vir 'nw ye reeks doeleindes.

***Assesseringstandaard 4.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder sinne deur ontbrekende woorde in te vul voltooi.

## 2.2 Troeteldiere - 01[2]

### 2.2.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 2.2.2 Troeteldiere

### 2.2.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.2.4 Memorandum

INLEIDING

In Graad 2 sal die leerders voortbou op die woordeskat wat in Graad 1 bekend gestel is. Baie geleenthede moet geskep word om hul luister- en praatvaardighede te ontwikkel sodat lees en skrif daarop kan volg.

'n Uitgebreide woordeskat is noodsaaklik. Terwyl reeds bekende woorde vasgelê word, word nuwe woordeskat in stories, rympies, gediggies en speletjies ingevoer.

Leerders word aangemoedig om vrae te beantwoord en deel te neem aan besprekings en gesprekke in die addisionele taal.

Leerders se aandag word gevestig op die verskil in die indiwiduele klanke van die nuwe taal. Leerders ontdek dat sommige klanke dieselfde bly en sommige verander. Die opvoeder sal toevallig aandag gee aan die korrekte uitspraak.

TYDSKEDULE VIR MODULES 1 - 5

Daar word voorgestel dat al die leerders al vyf modules voltooi.

'n Gedig oor troeteldiere word aan die leerders voorgelees, vrae word gevra en aktiwiteite volg. Leerders speel 'n speletjie met kaarte waarop die prente van die troeteldiere is en hulle word aangemoedig om spontaan daaroor te praat.

Rymwoorde, meervoude en paswerk word gedoen.

Die klanke b, d, k, s, h, t, m, e

en a, aa

o, oo word in hierdie module aangeleer.

Verskillende groentes word identifiseer en leerders werk saam om groentesop te kook.

INTEGRASIE VAN TEMAS

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m30248/1.1/>.

‘n Gesonde omgewing is nodig vir al hierdie lewende wesens. (Insekte, voëls, diere, ens.)

- ‘n Gediggie om na te luister, om oor te gesels, te lees en te leer.
- Gesels oor klanke wat eenders klink (rym).

1. Leerder kleur die prente in.
   2. Knip die 8 prente uit.
   3. Pas die regte prente by toepaslike strofe.
   4. Speletjie:

- Draai prente onderstebo.
- Kies een.
- Kyk wat die prent is en gesels oor die prent.
- watter diere is in jou prent?
- watter kleur is die skoenlapper, wurm, vis, bobbejaan, vuilgoeddrom, ens?
- Lees eers die woorde en gesels oor die betekenis.
- Lees dan die sinne saam met leerders en bespreek.

1. Meervoude. Bespreek.
   1 kat 2 katte (2 of meer)
   1 rot 2 rotte
   1 skoenlapper 2 skoenlappers
   1 vis 2 visse
   1 akkedis 2 akkedisse
   1 haas 2 hase
   1 bobbejaan 2 bobbejane
   1 wortel 2 wortels
   1 wurm 2 wurms
   2. So word alle meervoude uit gedig gehaal en bespreek.

- Wys prente en gesels oor insekte, visse, diere en voëls in die gedig.




**Figure 2.5**

- Bespreek geluide.
- Leerders probeer geluide naboots.

- Gesels oor groentes.
- Leerders bring vars en blikkies groente vir uitstalling.
- Kook groentesop.

### 2.2.5 LEERDERS AFDELING

### 2.2.6 Inhoud

#### 2.2.6.1 Troeteldiere

Daar's baie troeteldiere in ons straat
Ons bure het 'n papegaai wat Engels praat.




**Figure 2.6**

Daar's honde wat blaf as die koerantman kom
En ruik en stamp aan die vuilgoeddrom!



**Figure 2.7**

Daar's katte wat miaau en spring oor die mure
As dit koud is lê en spin hulle by die vure.



**Figure 2.8**

Onder in die straat is ‘n groot vet skilpad
Hy trek sy kop in sy dop as jy aan hom vat.



**Figure 2.9**

My maat hier langs ons het twee spierwit rotte
En ‘n hok vol skoenlappers en wurms en motte.



**Figure 2.10**

In die hoek op ons stoep is ‘n mak akkedis
En ‘n ronde bak met ‘n goudgeel vis.



**Figure 2.11**

Daar's twee vet hase wat Ma se plante vreet
Hulle hou van kool en wortels en beet.



**Figure 2.12**

Maar die dier waarvan almal die meeste hou
Is die mak bobbejaan wat so swaai aan die tou!



**Figure 2.13**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.6.2 | | LU 2.7 | | LU 3.6 | |

**Table 2.6**




**Figure 2.14**

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| LU 1.1.4 | | LU 2.6 | | LU 3.1.4 | |

**Table 2.7**

- Kies die regte woorde en vul in:

| hondeskoenlappershaserotte | wurmsmottepapegaaiakkedis |
|---|---|
| Watter twee diere is spierwit? | |
| Watter dier blaf as die koerantman kom? | |
| Watter diere eet graag kool, wortels en beet? | |
| Watter voël kan Engels praat? | |
| Watter dier woon in die hoek op die stoep? | |

**Table 2.8**

| | | | |
|---|---|---|---|
| LU 3.5 | | LU 3.6 | |

**Table 2.9**

- Takie. Teken:

| | | |
|---|---|---|
| Drie rooi skoenlappers. | Twee bruin akkedisse. | Ses geel wortels. |
| | | |
| Sewe groen wurms. | Vier swart katte. | Twee bruin bobbejane. |
| | | |
| Tien geel visse. | Nege grys motte. | Twee bruin skilpaaie. |
| | | |

**Table 2.10**

| | |
|---|---|
| LU 6.7 | |

**Table 2.11**

- Kleur die prente in.
- Knip uit die prente en plaas dit in die regte hokkie.

| | |
|---|---|
| insekte | visse |
| | |
| diere | voëls |
| | |

**Table 2.12**

| | |
|---|---|
| LU 5.2.3 | |

**Table 2.13**

### 2.2.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:*****LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder begrip van eenvoudige stories toon:
1.1.4 orden prente en pas byskrifte daarby;

***Assesseringstandaard 1.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankbewustheid ontwikkel:
1.6.2 herken rymwoorde in algemene rympies en liedjies.

***Leeruitkomste 2:*PRAAT:** Die leerder is in staat om binne 'n wye reeks situasies met vertroue in gesproke taal te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gesels oor 'n tekening of 'n prent.

***Assesseringstandaard 2.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder liedjies, aksierympies en eenvoudige gedigte memoriseer.

***Leeruitkomste 3:*LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om tekste te lees en te ondersoek vir inligting en genot, en krities te reageer op die estetiese, kulturele en emosionele waardes daarvan.

***Assesseringstandaard 3.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder prente om geskrewe teks te verstaan gebruik:

3.1.4 pas 'n sin ('n onderskrif) by 'n prent;

***Assesseringstandaard 3.5:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n groot aantal leesboeke (fiksie en nie-fiksie) en bekende rympies op 'n gepaste taal- en leesvlak vir inligting en genot lees.

***Assesseringstandaard 3.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder 'n leeswoordeskat van tussen 250 en 500 alledaagse woorde demonstreer; indien leerders hul addisionele taal vir leer in 'n ander leerarea gaan gebruik, behoort hulle na 500 woorde te mik.

***Leeruitkomste 5:*DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal om te dink gebruik:

5.2.3 klassifiseer dinge deur soortgelyke dinge saam te sit en die een wat nie pas nie, te identifiseer.

***Leeruitkomste 6:*TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK:** Die leerder is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

***Assesseringstandaard 6.7:*** Dit is duidelik wanneer die leerder sommige negatiewe vorme verstaan en gebruik.

## 2.3 Troeteldiere - 02[3]

### 2.3.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 2.3.2 Troeteldiere

### 2.3.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.3.4 Memorandum

INLEIDING

In Graad 2 sal die leerders voortbou op die woordeskat wat in Graad 1 bekend gestel is. Baie geleenthede moet geskep word om hul luister- en praatvaardighede te ontwikkel sodat lees en skrif daarop kan volg.

'n Uitgebreide woordeskat is noodsaaklik. Terwyl reeds bekende woorde vasgelê word, word nuwe woordeskat in stories, rympies, gediggies en speletjies ingevoer.

Leerders word aangemoedig om vrae te beantwoord en deel te neem aan besprekings en gesprekke in die addisionele taal.

Leerders se aandag word gevestig op die verskil in die indiwiduele klanke van die nuwe taal. Leerders ontdek dat sommige klanke dieselfde bly en sommige verander. Die opvoeder sal toevallig aandag gee aan die korrekte uitspraak.

TYDSKEDULE VIR MODULES 1 - 5

Daar word voorgestel dat al die leerders al vyf modules voltooi.

'n Gedig oor troeteldiere word aan die leerders voorgelees, vrae word gevra en aktiwiteite volg. Leerders speel 'n speletjie met kaarte waarop die prente van die troeteldiere is en hulle word aangemoedig om spontaan daaroor te praat.

Rymwoorde, meervoude en paswerk word gedoen.

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m30249/1.1/>.

Die klanke b, d, k, s, h, t, m, e
en a, aa
o, oo word in hierdie module aangeleer.
Verskillende groentes word identifiseer en leerders werk saam om groentesop te kook.
INTEGRASIE VAN TEMAS
'n Gesonde omgewing is nodig vir al hierdie lewende wesens. (Insekte, voëls, diere, ens.)

- 'n Gediggie om na te luister, om oor te gesels, te lees en te leer.
- Gesels oor klanke wat eenders klink (rym).

1. Leerder kleur die prente in.
  2. Knip die 8 prente uit.
  3. Pas die regte prente by toepaslike strofe.
  4. Speletjie:

- Draai prente onderstebo.
- Kies een.
- Kyk wat die prent is en gesels oor die prent.
- watter diere is in jou prent?
- watter kleur is die skoenlapper, wurm, vis, bobbejaan, vuilgoeddrom, ens?
- Lees eers die woorde en gesels oor die betekenis.
- Lees dan die sinne saam met leerders en bespreek.

1. Meervoude. Bespreek.
  1 kat 2 katte (2 of meer)
  1 rot 2 rotte
  1 skoenlapper 2 skoenlappers
  1 vis 2 visse
  1 akkedis 2 akkedisse
  1 haas 2 hase
  1 bobbejaan 2 bobbejane
  1 wortel 2 wortels
  1 wurm 2 wurms
  2. So word alle meervoude uit gedig gehaal en bespreek.

- Wys prente en gesels oor insekte, visse, diere en voëls in die gedig.




**Figure 2.15**

- Bespreek geluide.
- Leerders probeer geluide naboots.

- Gesels oor groentes.
- Leerders bring vars en blikkies groente vir uitstalling.
- Kook groentesop.

### 2.3.5 LEERDERS AFDELING

### 2.3.6 Inhoud

#### 2.3.6.1 Klanke.

- Soek woorde in die gedig wat begin met 'n:

| | |
|---|---|
| d | b |
| k | t |
| s | m |
| h | e |

**Table 2.14**

| | |
|---|---|
| LU 3.4 | |

**Table 2.15**

### 2.3.7 a

- Opvoeder stel a-klank voor.
- Die man sien die kat op die mat.
- Die hond blaf en stamp die drom.

| Soek woorde met die **a**- klank. | | |
|---|---|---|
| | | |

**Table 2.16**

- Leerders kan enige boek of tydskrif hiervoor gebruik.

### 2.3.8 aa

- Opvoeder stel aa-klank voor.
- Die haas is op die plaas.
- My maat praat Engels.

| Soek woorde met die **aa**- klank. | | |
|---|---|---|
| | | |

**Table 2.17**

- Soek woorde met die aa - klank.

### 2.3.9 o

- Opvoeder stel o-klank voor.
- Die skilpad trek sy kop in sy dop.
- Die mot is in die hok.

| Soek woorde met die **o**- klank. | | |
|---|---|---|
| | | |

**Table 2.18**

- Soek woorde met die o - klank.

| LU 3.4.2 | |
|---|---|

**Table 2.19**

### 2.3.10 oo

- Opvoeder stel oo-klank voor.
- Die hase eet kool.
- Die kat spring oor die muur.

| Soek woorde met die **oo**- klank.. | | |
|---|---|---|
| | | |

**Table 2.20**

- Soek woorde met die oo - klank..

- Leerders kan enige boek of tydskrif hiervoor gebruik.

#### 2.3.10.1 Rymwoorde

- Soek in die gedig ‘n woord wat rym met:

| | | |
|---|---|---|
| straat | | |
| kom | | |
| vreet | | |
| mure | | |
| skilpad | | |
| rotte | | |
| akkedis | | |
| hou | | |

**Table 2.21**

- Teken ‘n prent by jou rymwoord.

| LU 1.6.2 | |
|---|---|

**Table 2.22**

### 2.3.10.2 Geluide van diere




•

**Figure 2.16**

Verbind die geluid met die dier – teken die diere.

| | |
|---|---|
| LU 5.2.3 | |

**Table 2.23**

### 2.3.10.3 Groente

- Vul antwoorde in en teken.




**Figure 2.17**

1. Watter groente smaak lekker?
   ..................................................................................................................................
2. Watter groente smaak sleg?
   ..................................................................................................................................
3. Watter groente se kleur is groen?
   ..................................................................................................................................
4. Watter groente is rooi?
   ..................................................................................................................................
5. Watter groente is geel?
   ..................................................................................................................................

| | |
|---|---|
| LU 2.1 | |

**Table 2.24**

#### 2.3.10.4 Kom ons hou konsert!

- Leerders maak kartonmaskers van al die diere in die gedig.
- Improviseer kostuums.
- Leerders word in 8 groepe verdeel vir die 8 strofes.
- Elke groep leer sy strofe en mimiek die bewegings.

#### 2.3.10.5 Raai Raai

---

Hy is sag en kan hoog spring.
As hy bly is wil hy net spin.



Hy kan vlieg en is mooi
Hy hou van blomme geel en rooi!



Hy kan hoog swaai aan 'n tou
En hou daarvan om 'n piesang te kou.



As hy skrik kan hy sy stert verloor
maar na 'n rukkie groei 'n nuwe stert van
voor af oor!



Hy dra sy huis met hom saam
As jy vat aan hom raak hy baie skaam!



**Figure 2.18**

---

- Dink nou julle eie raaisels uit.

### 2.3.11 Assessering

***Leeruitkomste 1:*****LUISTER:** Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

***Assesseringstandaard 1.6:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankbewustheid ontwikkel:

1.6.2 herken rymwoorde in algemene rympies en liedjies.

***Leeruitkomste 2:*****PRAAT:** Die leerder is in staat om binne 'n wye reeks situasies met vertroue in gesproke taal te kommunikeer.

***Assesseringstandaard 2.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder gepas reageer op eenvoudige vrae;

***Leeruitkomste 3:*****LEES EN KYK:** Die leerder is in staat om tekste te lees en te ondersoek vir inligting en genot, en krities te reageer op die estetiese, kulturele en emosionele waardes daarvan.

***Assesseringstandaard 3.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder klankbewustheid ontwikkel:

3.4.4 groepeer algemene woorde in woordfamilies, soos "kat", "lat", "mat", "vat", "wat";

***Leeruitkomste 5:*****DINK EN REDENEER:** Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

***Assesseringstandaard 5.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder taal om te dink gebruik:

5.2.3 klassifiseer dinge deur soortgelyke dinge saam te sit en die een wat nie pas nie, te identifiseer.

